# By u verbondsbeseëling, Heer

**287**



By u ver-bonds-be -seë - ling, Heer,



bring u ge-meen- te dank en eer:



U neem ons met ons kroos te - saam



tot kin - ders aan in Je - sus Naam!

2.

Ons dank U vir u Seun se dood.
Hy red ons uit ons diepste nood.
Die doop laat ons dié wonder sien:
U red ons wat dit nie verdien.

3.

Ontmoet ons, Vader, in die doop;
versterk ons met geloof en hoop.
Laat ons u liefde ondervind -
Aan U verbonde as u kind.

4.
Bewaar ons kroos
van kwaad, o Heer,
en laat u Gees hul steeds regeer.
Laat elkeen grootword as u kind
en self u liefde ondervind.